SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 28 AUGUSTUS 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

DIE SARL HF GG-KOMPETISIE VANMIDDAG

MAAK SATELLIETE JOU VOLGENDE AMATEUR RADIO ERVARING

en

DIE SARL-VELDDAG OP DIE EERSTE NAWEEK IN SEPTEMBER

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van ‘n stil sleutel:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Stoffel Carr, ZS2C op Vrydag 5 Augustus stil geword het. Stoffel was 'n jarelange lid van PEARS en sal gemis word. Ons betuig ons meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL HF GELYKGOLF KOMPETISIE VANMIDDAG

Die derde en laaste Augustus-kompetisie is die SARL HF GG-kompetisie wat vanmiddag vanaf 14:00 tot 17:00 UTC op die lug sal wees. GG-aktiwiteit word oor drie periodes versprei - soos met die HF Foon en HF Digitale kompetisies gedoen is. Onthou dat jy kan deelneem as 'n enkel-operateur enkel-band stasie, 'n enkel operateur enkel radio - alle band stasie, 'n multi operateur - enkel band stasie of 'n multi operateur - alle band stasie. Die uitruiling is 'n RST-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer wat by 001 begin. Dien jou logstaat teen 21:59 UTC op Vrydag 2 September 2022 in per e-pos na contest@sarl.org.za. Kry die reëls op bladsy 62 van die 2022 Blou Boek.

DIE 2023 SARL-KOMPETISIEHANDLEIDING

Die Kompetisie-Werkgroep werk deur die stappe om die 2023-Kompetisiehandleiding of -Blouboek te skep. Die Werkgroep nooi die klubs en groepe wat

die kompetisies aanbied, sowel as SARL-lede, om deur die 2022 SARL-Kompetisiehandleiding te werk en 'n voorstel in te dien (A) moontlike veranderinge aan die huidige Algemene Reëls en Kompetisies en(B) nuwe kompetisies. Die voorstelle moet in MS Word of OpenOffice Write ingedien word aan Kobie, ZS6KVZ per e-pos by zs6kvz@gmail.com. Moenie WhatsApp of Telegram gebruik nie! Die sperdatum is middernag op Woensdag 31 Augustus 2022.

MAAK SATELLIETE JOU VOLGENDE AMATEUR RADIO ERVARING

Die AMSAT SA Ruimte simposium sal jou bekend stel aan ń opwindende deel van amateur radio. Leer hoe om op satelliete te werk, hoe om 'n stasie op te stel vanaf intreevlak tot op 'n geostasionêre satelliet. Die jaarlikse konferensie word as 'n hibriede geleentheid aangebied met 'n persoonlike simposium wat by die Premier Hotel in Midrand gehou word en 'n virtuele simposium wat op die BlueJeans-platform aangebied word.

Ervare satelliet radio amateur, Hennie Rheeder, ZS6ALN sal 'n referaat aanbied met die titel "Amateur radio satelliet kommunikasie vir beginners en herbeginners," die noodsaaklikhede in hoe om via amateur radio satelliete op 'n breinkaart te kommunikeer. As jy 'n dubbelband-hand radio besit, jy is 99% op pad om aktief te word op satelliete. Laat Hennie die belangrike 1% wys. Hannes Coetzee, ZS6BZP sal praat oor OSCAR100 - die maklike manier. Om mee te begin kyk hy na hoe lae koste, van die rak af DSTV-komponente kan gebruik word om die QO-100-aktiwiteit te monitor Sommige voorstelle vir 'n volledige, smalband Oscar-100-stasie is ook by sy aanbieding ingesluit.

Daar is baie ander interessante aanbiedings en demonstrasies met plaaslike en internasionale sprekers. Registreer nou by www.sarl.org.za of op www.amsatsa.org.za. Jy wil nie hierdie geleentheid misloop as jy jou amateur radio-aktiwiteit wil verbeter nie.

HAMMIES RAE KLAS-B BEGINNERS KURSUS.

Die Hammies Amateurradioklub, ZS6ZU nooi alle belangstellende jongmense hartlik uit na 'n inleidende Klas-B intreevlak amateur radio kursus wat oor 6 Saterdae aangebied word. Die kursus begin op Saterdag 3 September vanaf 09:00 tot 12:00 SAT by die Nasionale Amateurradiosentrum by Sentech, Radiokop. Die kursus is geskik vir jongmense van tien jaar tot vyftien jaar. Kandidate sal alles leer oor elektriese veiligheid, basiese elektronika, regulasies en bedryfsprosedures. Hulle sal ook pret hê om 'n amateur radio stasie op 'n weeklikse basis te bedryf. Kontak: Noel, ZR6DX by rae@sarl.org.za of Graham, ZS6GL by grahambusse@vodamail.co.za vir verdere inligting.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL-VELDDAG OP DIE EERSTE NAWEEK IN SEPTEMBER

Die tweede been van die SARL Velddag is op die lug vanaf 08:00 UTC op Saterdag 3 September tot 10:00 UTC op Sondag 4 September 2022. Jy kan

deelneem as Klas A - Veldstasie, Multi-operateur; Klas B - Veldstasie, Multi-operateur, QRP; Klas C - Veldstasie, Enkel operateur; Klas D - Veldstasie, Enkel operateur, QRP; Klas E - Ultra Lig Draagbaar; Klas F – Agterplaas-stasies of Klas G - Algemene Stasies. Die uitruiling is die aantal senders, die Velddag-bedryfsklas en die provinsiale afkorting - bv. 9BFS. Niks anders nie! Begin jou beplanning en blaai na bladsy 64 van die Blou Boek vir al die inligting. Stasies wat 'n geskikte artikel vir Radio ZS saam met hul logstate indien, sal bonuspunte kry.

Op dieselfde naweek sal die IARU Streek 1 ESB Velddag en die RSGB ESB Velddag ook op die lug wees. Die twee byeenkomste duur vanaf 13:00 UTC op Saterdag 3 September tot 13:00 UTC op Sondag 4 September. V55V sal vanaf Namibië aktief wees vir die Streek 1 Velddag.

Die Sandton ARK sal op die lug wees as ZS6STN/p by die Sleepy River Karavaanpark in Magaliesberg vir die SARL Velddag naweek op 3 en 4 September. Alle amateurs word uitgenooi om hul radio's aan te vuur en 'n QSO of twee saam met die ZS6STN-klubstasie te geniet.

IS JY GEREED VIR JOTA/JOTI 2022?

JOTA/JOTI is die wêreld se grootste digitale en radio Verkenner geleentheid wat vriendskap en wêreldburgerskap bevorder wat elke jaar in Oktober plaasvind. Dit is 'n wonderlike geleentheid vir Verkenners en Verkenner-groepe om aan 'n Internasionale Jamboree deel te neem. JOTA staan vir Jamboree op die Lug en is radio kommunikasie via amateur radio, terwyl JOTI Jamboree op die Internet is en internetgebaseerde kommunikasie is, met maklike toegang op enige gekoppelde toestel. JOTA/JOTI word deur die Wêreld Organisasie of the Padvinder Beweging (WOSM) georganiseer.

JOTA/JOTI 2022 vind plaas vanaf Vrydag 14 Oktober tot Sondag 16 Oktober 2022. Op Saterdag 15 Oktober hou die Voortrekkers hul CQ Hou Koers-geleentheid. Kontak asseblief jou plaaslike Verkenners-groep of Voortrekker Kommando en begin beplan vir hierdie geleentheid.

KOMPETISIE NUUS

Die voorlopige uitslae van die SARL HF Digitale-kompetisie. Agt logstate is ontvang vir die SARL HF Digitale-kompetisie wat op Sondag 14 Augustus gehou is.

Klub kompetisie

1ste die Wes-Rand ARK - 64,5 punte

2de die Bloemfontein ARK - 45,5 punte

3de die Antieke Draadloos Vereniging Association – 32 punte

Individuele tellings

1ste Jan, ZS4JAN - 45,5 punte

2de Phillip, ZS6PVT - 42,5 punte

3de Andy, ZS6ADY - 32 punte

Verlede week is die voorlopige uitslae van die HF Foon-kompetisie gepubliseer. Maar toe word 'n logstaat ontdek wat die SARL JD QSO Party logstaat gebruik het in plaas van die HF Foon, Digitaal en GG logstaat! Die uitslae van die SARL HF Foon kompetisie is nou finaal!

Individuele tellings

1ste Jan, ZS4JAN - 198 punte

2de Gerhard, ZS3TG - 138 punte

3de Jacques, ZS1WC – 132 punte

KLUB NUUS

Die Algemene Jaarvergadering van die Johannesburg ARK sal gehou word by die ZS6TJ Klubhuis wat om 09:30 SAT op Saterdag 3 September 2022 begin. Om in aanmerking te kom om 'n lid vir die komitee te nomineer of om by die AJV te stem, moet die lid 'n lid wees in goeie reputasie - ledegeld betaal, geen uitstaande dissiplinêre proses, ens. Rig asseblief enige navrae en/of dien jou volmag-/nominasie-vorms in by die Voorsitter, Kobie van Zyl, ZS6KVZ by e-pos zs6kvz@gmail.com of zs6tjclub@gmail.com.

Die Highway ARK het onlangs hul AJV gehou en die volgende lede is tot die komitee vir 2022/2023 verkies.

Voorsitter: Keith, ZS5WFD

Ondervoorsitter: Pravin, ZS5LT

Tesourier: Hettie ZS5BH

Sekretaris: Peter ZS5HF

Gebeure: Bernard, ZS5BWY en Dave, ZS5DF

RAE en Opleiding: Selwyn, ZS5SL

PRO en Sprekers: Odette, ZS5OM

Klubprojekte: Die Komitee

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar 7 sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 51 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie

DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die SARL HF GG kompetisie

01 September – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

02 September – die sluitingsdatum vir die HF GG kompetisie logstate

3 en 4 September – die IARU Streek 1 ESB Velddag en die SARL Velddag

9 September – die sluitingsdatum vir Velddag logstate

10 September – die Streek FT4 DX Kompetisie en doe AMSAT SA Ruimte Simposium

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die derde en laaste Augustus-kompetisie is die SARL HF CW-kompetisie wat vanmiddag van 14:00 tot 17:00 UTC op die lug sal wees. Kry die reëls op bladsy 62 van die 2022 Blou Boek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. ’n Heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Johan de Bruyn ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.